# Die Langpad




# Nuus

**Uitgawe 01** **Januarie 2019**

FM Stereo het ontstaan op 9 Maart 2017. FM Stereo is 'n Internet radio stasie wat wêreldwyd uitsaai. FM Stereo saai in samewerking met NetradioSA uit, een groot familie met die meest begaafde OMROEPERS. Elke omroeper bring net die beste programme en musiek vir jul as luisteraars wereldwyd. Ons omroepers is: Yolanda Mills / Betsie Thomson Olivier / Phillip van Dalen / Dewalt Oosthuizen/ Gerhard v/d Poel /Jancke Artist / Antonie Horn / Gottie Myburgh / Pottie Potgieter / Corrie Slabbert / Cathy Louw / Arlene Greyling / William Munnik / Ludwig Venter / Rev John / Dr Tienie Eilers .

Ons is baie opgewonde met ons eerste Tydskrif [Die Langpad] se Januarie 2019 uitgawe: Redakteur – Antonie Horn

Die Langpad is 'n familie tydskrif wat aanlyn gelees kan word, of indien u ons uitgawes 1x per maand wil bekom, stuur gerus u epos adres na info@gmstereo.co.za. Ons tydskrif is heeltemal gratis. Enige artikels, gedigte, resepte, Christelike bydraes, kinder goed geskiedenis, kort verhale, straaltjies, besiendigings plekke asook mooi fotos kan aan ons gestuur word na info@fmstereo.co.za, DEEL gerus met ons sodat ons dit met u mede luisteraars wereldwyd kan deel.

Enige voorstelle kan ook aan ons gestuur word.

Sluit gerus aan by ons FM Stereo Facebook gesels blad, terwyl 'n omroeper uitsaai gesels ons heerlik op die geselsblad, almal is welkom: Skakel - GESELS BLAD [KLETS]: https://www.facebook.com/groups/fmstereo/

STUUR VERSOEKE/ VERJAARSDAG BOODSKAPPE/NUUS AAN ONS - info@fmstereo.co.za

# Ons omroepers






Betsie Thomson Olivier
Eienaar: Fm Stereo




Corrie Slabbert
Eienaar: Netradio



Yolanda Mills
Omroeper



Cathy Louw
Omroeper



Atlene Greyling
Omroeper



Phillip van Dalen
Omroeper



Pottie Porgieter
Omroeper



Ludwig Venter
Omroeper



Willem Munnik
Omroeper



Gottie Myburgh
Omroeper



Gerhard van der Poel
Omroeper



Dewald t Oosthuizen
Omroeper



Antonie Horn
Omroeper



Jancke Artist
Omroeper

# PROFIEL – YOLANDA MILLS





**Ek is Yolanda Mills, gebore Prinsloo. Ek is 'n gebore Kapenaar. Ek is in Plumstead gebore, groot geword in Wynberg, skool gegaan by Zwaanswyk in Retreat, en woon in Pringlebaai, Weskaap. Gedurende my werksloopbaan, was ek deurgaans in administratiewe poste. Ek het in 2014 weduwee geword, en was gelukkig genoeg om 'n tweede kans op geluk te kry.**

**My belangstellings is: koskook, koekbak, lees, musiek, die buitelewe en natuurlik die uitsaaiwese. Ek poog ook graag om gedigte en kinderstories te skryf, en het 'n passie vir kinders en bejaardes. Ek het op 30 Oktober 2017 begin as omroeper by FM Stereo, en bied tans Die Nuus elke weeksoggend, 'n kinderprogram (TJOKKERTJIE SE STORIETYD) Dinsdae-en Donderdaemiddae, en 'n verskeidenheidsprogram (Potpourrie) Sondag- en Maandagaand tussen 8 en 10 aan.**

**Ekdeel my lewe met my sielsgenoot, David, wat in die musiekbedryf is, Churchill, ons boxer, en Tinkerbell, onsgeveerde kind (ringnekpapegaai).**

## Chanté Pieterse Hulpfonds

Chanté Pieterse in 2014 gediagnoseer met Acute Lymphoblastic Leukaemia en het nadat sy vir 'n jaar en 'n half silwerskoon het nou'n terugslag met 50% aktiwiteit in haar beenmurg. Sy was Maandag 21 Januarie 2019 opgeneem om aggressiewe chemo te begin asook toetse om te kyk of haar ouers of boetie (nou 13) moontlike skenkers kan wees... Sy is gediagnoseer toe sy 5 was en was Dinsdag 22 Januarie 2019 10 jaar oud. Sy is n gr 4 leerder van Vaalparkprimêre in Sasolburg. Gebed en enige finansiële hulp sal waardeer word....

Chanté Pieterse Trust
Capitec
Rekeningnr: 1619706065
Takkode: 470010




# Die oorsaak van 'n 30% slaagsyfer!!

SOPT

N1 T Johannesburg
Grasmere Plaza
R 1 900
57.00
7.00
88.0 0
Including VAT
SA NATIONAL ROADS AGENCY

ICE COLD PETROL

FEELING STATION NOW OPEN

FRESH ROASTED PEANUTS

REPUBLIC OF SOUTH AFRICA
STATEMENT OF RESULTS / STAAT VAN
NATIONAL SENIOR CERTIFICATE / NASIONALE SEN
NOVEMBER 2013
[redacted]
NUMBER / EKSAMENNOMMER:
ID NOMMER
BIRTH / GEBOORTEDATUM (3171017) EUNICE SS
CENTRUM:
FREE STATE DEPARTMENT OF EDUCTION
Subjects
Vakke

SERKEL

SHCOOL

SERVICE 101
EATERN CAPE

# Hoe veilig is jy in Suid Afrika?


















**En so betaal ons belasting geld hulle om te slaap!!!**

**Mense in SA!!**

# Waarskuwing

As vroeë waarskuwings tekens wil ek graag ons mense bewus maak van die tradisionele voorbereidings gebruike van twee van ons land se grootste nasies, naamlik die Xhosas en die Zulus. Albei is tradisioneel geestelikke voorbereidings wat gedoen word kort voor 'n veldslag net voor die vegters tot oorlog oorgaan. Vandat hierdie rituele plaasgevind het mag die vegters nie met vroue omgaan of enige iets eet wat deur vroue voorberei is nie totdat die geveg uitgebreek het nie omdat hulle, volgens hulle geloof, dan die beskerming en krag van die ritueel breek. As dit dan sou gebeur dat ons enige van hierdie dinge sien weet ons dat so aanval 'n dag of twee ver is.

In Zulu tradiesie moet die koning 'n swart bul slag. As dit 'n groot oorlog is kan dit meer as een wees. Die vleis van die bul word in repe gesny. Die vleis word dan gegooi tussen die krygers in. Elke kryger neem 'n hap, drink die sap en spoeg die vleis uit. Dan word wat oor is weer na agter gegooi. Waneer dit klaar is word die krygers met 'n "muti" besprinkel. Hierdie "muti" bestaan tradisioneel uit kruie en ook menslike organe. Die toordokter wat dit voorberei, het die ore, oë, neus en lippe nodig van 'n lid van die vyand waarteen hulle gaan veg om dit te maak. Hierdie "muti" word gebruik dadelik voor die veldslag.
As swart bulle so geslag word, of die oorskot van 'n ligaam of liggame word gevind wat op hierdie manier geskend is, dan het ons rede om 'n aanval te verwag.

Die Xhosa nasie glo tradisioneel ook in "muti" maar ook dat die sap van 'n spesifieke plant hulle beskerm in oorlog. Die sap word aangesmeer en krygers loop met 'n stokkie van die plant in die mond en kou vanaf enkele dae voor die beplande aanval. Na die afloop van veldslae in die verlede het vele Britse bevelvoerders opgeteken dat menigde verslane krygers dood gelê het met die stokkies steeds in die mond. Wanneer ons opmerk ons werkers begin stokkies kou kan dit 'n teken wees dat 'n aanval beplan word.

Bogenoemde is die tradisies van hierdie mense net voor 'n veldslag. Of hulle dit nog glo en in ons tyd sal toepas kan ek nie sê nie. Dit is in elk geval goed om dit te weet wat hulle tradiesie is en daarvoor op te let.

## Inbrekers gebruik dié merkers

Verf – as daar ’n Z of ’n X op die stopteken of pad geverf is, beteken dit daar is ’n paar huise in die straat wat geroof kan word of dit is ’n goeie straat om in te werk.

‘n Klomp klein klippies wat opmekaar gestapel is – daar is honde.

Twee groot klippe langs mekaar – daar is twee ou mense of vroue of weerlose mense.

Klippe langs mekaar in ’n ry – hoeveel mense in die huis woon.

Bakstene – verwag ’n roof, voertuigdiefstal, kaping of geld in die huis.

Rooi – ’n gevaarlike teiken, weerstand kan verwag word, roof, kaping of plaasaanval. Inbrekers gebruik gewoonlik Coke-blikkies, KFC-bokse of rooi lap vir dié tekens. Rooi kan ook beteken daar is mense met vuurwapens, mense wat paraat is, daar is goeie hekke en diefwering of alarms.

’n Coke-blikkie of bottel met die oopkant na die huis – iemand is tuis.

’n Rooi lint of sak – pasop vir die hondegif.

Wit of deurskynende tekens – daar is min weerstand, maklike teikens en groen word as rigtingaanwysers gebruik en as vlugroetes vir die inbrekers.

Blou – Iemand is tuis of iemand op die plaas is bereid om saam te werk of dat die sleutels in of naby die deure is, dat die sekuriteit swak is en dat daar geen alarmstelsel is nie.

Swart of grys dui op veediefstal op plotte of plase of dat die huisbraak afgestel moet word, dat daar patrollies is.

Van die ouer tekens wat gebruik is, is leë skyfiepakkies en van die nuwe tekens sluit in pamflette, toiletpapier, koerantpapier en plastiek.

Skoene of skoensole by die hek dui aan dat daar niemand tuis is nie en dit ’n maklike teiken is.

Bondels gras, geknoopte gras, stokke, gebreekte takke en klippe is ook tekens wat inbrekers gebruik.

As honde blaf in die nag, luister aandagtig na die soort blaf.

Kiewiete op plotte en plase maak ’n spesifieke geluid as hulle ’n uil sien en ’n ander geluid as hulle mense sien.

Luister vir mense wat fluit, omdat die inbrekers fluit om mekaar te waarsku.

’n Lang skril fluit beteken gevaar of onttrek, terwyl kort fluite gebruik word om te hoor waar die res van die groep is.

Luister ook vir ’n voertuig-toeter in kombinasie met fluite, dit is hoe hulle kommunikeer as selfone te gevaarlike raak naby hul teiken.

# Wenke

## Skoonmaakmiddel vir teëlvloere

Spring Cleaning Resep vir Grout

7 koppies water,

½ koppie koeksoda,

1/3 koppie suurlemoensap

¼ Koppie asyn

Gooi alles in 'n spuitbottel en sproei op die vloer of stort waar benodig laat staan 'n paar minute en was af.

**Vensters:**

1 E Sunlight opwasmiddel

1 E Sta-soft

2 liter warm water

Meng goed en was die vensters daarmee.

Vryf droog met skoon handoek

## SUURLEMOEN WENKE



**Metabolisme:**

• Drink die sap van 'n halwe suurlemoen in 'n glas warm water eerste ding in die oggende op jou nugter maag, dis die beste ding om daai lewer 'n "wake-up call" te gee en metabolisme aan die gang te kry.

•**Verkoue & griep:**

• Vermeng die sap van 6 suurlemoene, 1 huisie knoffel, 2 teel gemmer poeier, 2 eetl heuning, 3 koppies pynappelsap, kwart teel rooipeper. Bere in 'n glasbeker in die yskas. Neem een koppie 4 keer per dag totdat simptome verdwyn het.

• Maak vir jou 'n mengsel van een koppie kookwater, een eetlepel heuning, 'n teelepel gemmer en suurlemoensap na smaak. Jy kan ook 'n pynstiller saam met hierdie mengsel drink.

**•Detoks van die lewer:**

Neem die sap van 1 suurlemoen, die sap van 1 lemoen, die sap van 1 pienk pomelo, Gooi die sap van die drie vrugte in `n glasbeker, voeg 1 eetlepel olyfolie by en vul die sap aan met lou water totdat dit 500ml is. Maak seker dat jy vars vrugte gebruik en drink dit daagliks uit. Gebruik hierdie mengsel elke oggend vir tien dae, voordat jy tee, koffie of enige medikasie gebruik. In die winter kan jy hierdie detoks 1 keer per maand vir 10 dae gebruik.

Raad vir problem met Kakkerlakke

Ek sal jou waarborg gooi boraks oral in die kaste, onderyskas en stoof, op sink, waar hulle beweeg, los dit daar vir 'n week of langer, dit is onskadelik, hulle vlug, prober jy sal nie beter kry. Koop by Spar.

**Bestandele:**



250gr. Boorsuur (Borrie acid)

200gr. Vars uie (Versap)

20 gr. Styselpoeier

25 gr. Poeiermelk

20 gr. Koekmeel

30 gr. suiker

Meng alles saam in n plastieksak.

Sprei op n koerant oop en gooi nat meng seldaarop.

Laat oornag staan op n stoep of in garage.

Maak volgende dag bolletjies en plaas oral waar kakkerlakke is, ook by wasbakke.

Hou asseblief buite die bereik van Kinders en Diere.

## Slim gebruike vir Engelse sout

**VERLIG SPIERPYN**

Dit is fantasties vir mense met artritis of enige een met gespanne spiere of moeë, seer voete. Voeg 2 koppies Engelse sout by jou badwater, roer met jou hande om die sout te laat oplos en week vir sowat 15 minute.

**VOORKOM 'N VERKOUE**

Voeg Engelse sout by jou badwater sodra jy die eerste simptome van 'n verkoue begin voel. Die sout sal help om jou liggaam te ontgif en jou witbloedselle, wat infeksies beveg, te vermeerder.

**VERLIG HARDLYWIGHEID**

Maak jou eie ontgiftende lakseermiddel_deur 1 teelepel Engelse sout in 1 koppie warm water op te los. Moenie hierdie remedie meer as een keer per dag gebruik nie, en as die probleem vir 'n paar dae aanhou, is dit beter om 'n dokter te gaan sien.

**LAAT JOU TUIN FLOREER**

Engelse sout is wetenskaplik bekend as magnesiumsulfaat, wat fantasties is om jou plante te bemes en jou grasperk 'n groeihupstoot te gee.



STARBURST PROMOTIONS

**MEDIAVRYSTELLING – 29 JANUARIE 2019**

***ADAM*stel nuwe enkelsnit bekend!**

Uit die pen van Hugo Ludik, Reynardt Hugo en Nerine Gardiner, stel *ADAM* hulle nuutste enkelsnit, *Iets In Die Water*, bekend.

*"Ek het die inspirasie gekry toe Demi-Leigh Nel-Peters die titel van Mej Heelal ingepalm het in 2017. Ek het gedink Suid-Afrika het al so baie skoonheidstitels verower en met al die ADAM-toere, het ons besef dat Suid-Afrika regtig die mooiste meisies het. Die enigste verduideliking hiervoor, moes wees dat daar iets in die water is*", verduidelik Hugo.

Hugo en Reynardt het die melodie geskryf en toe die hulp van Nerine Gardiner ingeroep om hulle gedagteproses korrek te verwerk en die lirieke vas te pen, sodat die aanslag van die liedjie korrek kon oorkom.

*"**Iets in die Water** was van die begin af een van ons gunsteling liedjies op die album. Die mense dans en sing uit volle bors saam. Dit is 'n trots Suid-Afrikaanse liedjie"*, voeg Reynardt by.

Die liedjie is beskikbaar op *ADAM* se album, *Bewe*, wat in 2018 uitgereik is.

*ADAM* bestaan uit Hugo Ludik, Reynardt Hugo en Kyle Grant.

**SOSIALEMEDIASKAKELS**
**Facebook:** https://www.facebook.com/adamgroep/
**Twitter:** @hugoludikADAM
**Instagram:** @adambandsa
**Web:** www.adamband.co.za




**BESPREKINGS**
**CO Productions**
Corne Oosthuizen
corne@coproductions.co.za

**PUBLISITEIT & BEMARKING**
**Starburst Promosies**
Gizela Arndt
**Sel:** 083 399 6869
**E-pos:**gizela101@gmail.com
**Webblad:**www.starburstmusic.co.za

Wat de....

Ek en ouboet speel met ons trekkertjies. Manga en Ratsiep speel ewe hard saam, maar hulle moet die paadjies maak en sorg dat ons rekke kry uit pa se stoor. Van die rooi tube, nie die swartes nie. Ok nie van 'n heel tube nie. My trekkertjie is gemaak van 'n hout garetol met sunlightseep en 'n wilgertakkie. Dan wen jy mos die tube in die tol op en soos hy afwen druk die takkie op die grond en draai die tol vorentoe. Ouboet het 'n nuwerwedse plastiek tol en hy gebruik kerse tussen die tol en die stokkie.

Oom Hermaans en Tannie Miem kom daar aangesit met hulle nuwe Prefek karretjie. As hulle net na kerk kom, kuier hulle gewoonlik tot na middagete. En as hulle grootmense eers begin poletriek gesels, dan vergaan die wêreld. Pa is juis moerig want hy het van Verwoerd gehou en het ook vir hom gestem. Oom Hermaans is ook glo 'n nat... Wat dit ookal beteken. Oom Hermaans sê dis daai bliksemse Tsafendas en Ma sê hy is blêddie mal. So gesels hulle oor goed wat ons niks van weet nie en ons speel met goed wat hulle nie van weet nie.

Ratsiep kerm omdat hy ook 'n trekker wil maak. Maar ek het reeds Ma se tol met die minste garing gezoi en daar is min hout tolletjies oor. Ouboet sê onder die petrolpedaal van oom Hermaans se kar is daar 'n tol. Glo om te keer dat hy nie te vinnig ry nie want tant Miem is maar bang vir spoed. Ek gaan leen die tolletjie en Ratsiep maak 'n trekker soos myne. Darm beter as Ouboet sin, daarom moes hy dit ook dadelik afstaan aan Ouboet en met die plastiek tol speel.

Ma kom roep ons om te kom eet en Manga en Ratsiep moet nou loop. Ratsiep vat Ouboet se trekker en sal hom later bring. Manga leen myne. En ons was hande en gaan sit aan tafel.

Oom Hermaans is ons voorste kerker en hy doen die tafelgebed. Maar hy ken van bid. Hy begin in die Vrystaat met die droogte en draai in Noord Transvaal by Letsitele se landgoed wat groente mark toe vat. Hy draai by Durban se sondige strand en skryf die verval toe aan die droogte, want as dit reen sal die see vuil word en die mense nie strand toe gaan nie. Hy dank ook die Liewe Vader vir sy nuwe kar, want hy en die tante word nou te oud vir die inspan en die twee donkies is ook nou al aan die aftree kant. Hy sê dan sommer ook dis hoekeom hulle nou nie die maand hulle tiende kan gee nie, maar die kar is darm belangrik. En kontant. Toe bid hy uiteindelik vir vandag se vleis, rys en pampoen, maar sê gelukkig niks van die kool nie. Ek maak al een oog oop toe hy soos 'n muskiet 'n comeback maak en bid vir ons twee kinders se vuil gesigte en verslete klere. Ek loer vir Ma en sy word rooi. Pa druk haar hand stywer vas. Dan kom die langverwagte Amen.

Na ete moet ons twee kamer toe want dis Sondag en dan rus almal eers. Oom Hermaans begin groet en vat sy hoed. Tant Miem wil nou eers gesels en gaan aan soos 'n styf opgewende gramafoonplaat .Ons verkas maar buitekamer toe. Ons gesels oor die suksesse van die trekkers en doen nabetragting van wat die beste werk. Seep of kers.

Maar dan.... Wat de....

'N moerse slag in die waenhuis en ons spring soos een man op. Oom Hersmaans se nuwe kar staan halfpad ingetrek, maar die deur is dan toe.

Ouboet sê net Tolletjie..... Toe weet ek my slae is nader aan my boude as my onderbroek. Pa kom in met sy belt reeds in die hand. Wie het die tol uitgehaal. Toe ek nog wil praat val die eerste houe. Askies Pa, ons wou hom weer terug....einaaa. Dit was nie bedoe......einaa. Ek het hom net gelee.....einaaa. Ek sal hom dadelik terugs.....einaaaaaa.

Ouboet was weg.

- **10 Dinge WAT KINDERS GELEER HET**

1. Wanneer jou Ma kwaad is vir jou Pa, moenie dat sy jou hare kam nie.
2. As jou suster jou slaan, moet nie terug slaan nie, hulle vang altyd die tweede persoon.
3. Jy kan nie honde vertrou om jou kos op te pas nie.
4. Moet nie nies terwyl iemand jou hare sny nie.
5. Jy kan nie ’n stukkie blomkool in jou glas melk wegsteek nie.
6. Die beste plek wanneer jy hartseer is, is op Ouma of Oupa se skoot.
7. Maak nie saak hoe jy die koeldrank meet nie, maar jou broer of suster het altyd meer koeldrank as jy.
8. As daar lekker nagereg is, moet nie laaste by die bak uitkom nie.
9. Lekkergoed is geneig om jou eetlus weg te neem en jou boude te laat brand.
10. Honde en katte hou ook nie van ertjies nie

# Dier van die maand

# Knopiespinnekop

NÁ byte deur die Suid-Afrikaanse spesies is die volgende simptome kenmerkend by hul menslike slagoffers:

- Skerp brandpyn ná byt. BAIE BELANGRIK, WANT DIT VERSKIL VAN DIE BYT VAN DIE ANDER MEDIES BELANGRIKE SPINNEKOPPE WAT NIE SEER IS NIE. (Let egter ook op dat dit nie vir alle spinnekoppe geld nie, net vir die medies belangrike soorte.)
- Pyn versprei binne 5-15 minute na lokale limfkliere.
- Binne uur ontwikkel simptome soos spierpyne en krampe veral in maag, bors, rug en bobene.
- Maagspiere trek saam en verstyf.
- Swakheid in bene en pasiënt vind dit moeilik om te loop.
- Bors voel of dit toetrek.
- Pasiënt angstig, rusteloos en sweet.
- Verhoogde bloedruk en dikwels swelsel van gesig en veral ooglede.

Slegs in 70% van die gevalle is die bytplek sigbaar.



Die swart knopiespinnekop met sy kenmerkende rooi uurglas merk op die onderlyf (Pootspan tot 40mm)
Kom oor die hele Suidelike Afrika voor, buitens huis so wel as binnens huis.

**Klein maar bitterlik vol venyn—só is die knopiespinnekop. Trouens, hul gif kan per volume giftiger wees as die gifstowwe van slange... druppel vir druppel glo kragtiger as dié van ratelslange en kobras.**

**Daar is ook al gesê dat die knopie se gif gevaarliker kan wees as dié in die angels van die aarde se gevaarlikste skerpioene.**

**DIE knopieswyfie lê haar eiers in sakkies, wat sy aan die kant van haar web vasheg. Ná 'n week of twee, drie broei haar swetterjoel kleintjies uit—miskien meer as honderd uit 'n enkele sakkie.**

Laasgenoemde twee se gif is sitotoksies d.w.s. die gif val die weefsel van die pasient aan en nie sy senustelsel nie. Hierdie gif voorkom dat wit bloedselle by beskadigde weefsel rondom die bytplek kan uitkom, en het tot gevolg dat die weefsel selle dan afsterf. Hierdie inflammasie moet dadelik aangespreek word aangesien sekondere inflammasie kan intree wat die proses kan vererger en n nog groter verlies aan weefselselle kan veroorsaak, dooie weefselselle kan nie vervang word nie en groot oop sere vorm dan, hierdie wonde neem lank om te genees en laat gewoonlik lelike gate in die weefsel agter.



## Die vyf gevaarlikste spinnekoppe is:

- die swart knopiespinnekop - met sterk neurotoksiese gif (die gif val die senuweestelsel aan) en sy byt kan noodlottig wees,
- die bruin knopiespinnekop - met matige neurotoksiese gif en sy byt is gewoonlik nie noodlottig nie,
- sesoogkrapspinnekop ook bekend as sesoogsandspinnekop met hul kombinasie van hemolitiese en nekrotokses gif (wat die geleidelike lek van die bloedvate veroorsaak, weefsel selle vernietig en dan ook lei tot faling van verskeie organe in die liggaam), gelukkig is hulle baie skaars en kom slegs in die Kalahari en die Namib woestyn voor, daar is ook geen teengif vir sy byt beskikbaar nie,
- die langbeensakspinnekop (sac spider) en
- die vioolspinnekop (brown recluse spider)

**Mienkie die Meermin**

(kopiereg©)



**Kinder storie**

**Mienkie was ‘n pragtige meermin, met lang vlasblonde hare en blou blou oë, en met al haar skoonheid, sou mens dink dat Mienkie ‘n baie gelukkige meermin was. Maar nee, sy was bitter ongelukkig, want sy was nie seker waar sy gehoort het nie. Was sy ‘n mens wat op die land moes woon, of was sy ‘n vis wat in die water moet woon? Want haar boonste helfte was pure mens, en ‘n beeldskone een daarby, maar van haar middel af was sy ‘n vis.**

**Sy het dikwels op die rotse gesit en sing, sulke treurige liedjies wat vertel het van haar hartseer en haar eensaamheid. Die seediertjies het almal probeer om Mienkie tuis te laat voel, maar sy kon maar net nie gemaklik wees onder die water tussen al die seediertjies nie. Daar was grotes, kleintjies, mooies en ander wat nie so mooi was nie; daar was visse, dolfyne, walvisse, robbe, krappe, krefies, seekatte en seeskilpaaie maar nêrens het Mienkie gevoel sy hoort nie. Almal was bekommerd oor Mienkie wat so bitter ongelukkig was, en as sy so gesit en sing het op die rotse, het die visse en al die ander seediere onder mekaar gesels en gewonder wat hulle kon doen om Mienkie te help om te glimlag en gelukkig te wees. Hulle het toe besluit, iemand moet na Koning Neptunus gaan. Koning Neptunus was natuurlik die koning van die see, wat diep diep onder die water gewoon het, en die seelewe met ‘n liefdevolle hand regeer het. Hy het omgegee vir almal wat onder die water gewoon het, en hoewel hy baie streng was, was hy tog ook baie regverdig en liefdevol. Koning Neptunus het al die pragtige klanke gehoor as Mienkie so gesing het, maar net van ve-e-e-r af, want sy kasteel was baie baie diep onder die water en die klank van die rotse af was nie altyd so helder en duidelik nie.**

**Op ‘n dag besluit die seediere gemeenskap toe op ‘n afgevaardigde om Koning Neptunus te gaan besoek, en die eer het geval op Dolfie Dolfyn. Dolfie Dolfyn het toe met ‘n belangrike en sierlike sprong uit die water sy blydskap gewys, en het toe onmiddellik begin met die lang reis na Koning Neptunus se kasteel. Daar aangekom, het hy verskoning gemaak by Koning Neptunus dat hy sommer so ongenooid daar aankom, en die situasie mooi aan hom verduidelik van Mienkie wat so bitter ongelukkig is ten spyte van haar skoonheid, en wat heeldag net op die rotse gesit het met haar vin onder haar ingevou, en haar treurige liedjies gesing het. Koning Neptunus het toe onmiddellik besef dat die soet klanke wat hy so dikwels in die verte gehoor het, die klanke van Mienkie se sang was. Hy het aan Dolfie Dolfyn gesê dat hy onmiddellik sy aandag aan die saak sou gee, en vir Dolfie bedank dat hy dit onder sy aandag gebring het. Dolfie Dolfyn is toe baie tevrede daar weg, want hy het geweet die saak was nou in goeie hande, en dat Mienkie sommer binnekort gelukkiger sou wees. Hy het aan al die ander seediere rapporteur wat koning Neptunus gesê het, en hulle het tevrede gewag dat koning Neptunus met ‘n plan vorendag sou kom.**

**‘n Paar dae later het koning Neptunus besluit hy sou die beste besluit kon neem as hy eers met Mienkie gepraat het. Hy het toe op ‘n seeperdjie se rug geklim en opgetrippel met die branders na die rots waar die soet klanke van Mienkie se stem vandaan gekom het. Die seeperdjie het hom tot BY die rots geneem, waar hy toe langs Mienkie op die rots gaan sit het. Mienkie het eers groot geskrik tot sy besef het wie dit was wat langs haar kom sit het. Sy het geweet Koning Neptunus het amper NOOIT na die oppervlak gekom nie, tensy iets groots gebeur het, of daar groot fout was.**

**Koning Neptunus het in 'n sagte stem begin gesels, en vir Mienkie gevra om tog asseblief vir hom iets te sing, want hy het altyd net die veraf klanke gehoor van haar stem. Hy het geluister na die treurige liedjie wat sy gesing het, en dadelik die boodskap daarin herken. Haar stem het sommer sy hartsnare geroer, en hy het gedink hoe hy ook maar so alleen daar onder die water in sy kasteel sit. Na die liedjie het hulle begin gesels, en Mienkie het aan hom verduidelik dat sy so onseker is oor wie en wat sy is, en dat sy glad nie tuis voel waar sy is nie, hoewel almal baie vriendelik en behulpsaam was. Sy was sommer baie gemaklik by Koning Neptunus en het lekker met hom gesels. Koning Neptunus het toe met 'n wonderlike voorstel gekom: Mienkie moet by hom in sy kasteel kom kuier, en as sy daarvan hou, kan sy sommer daar bly. Hy het sommer dadelik lief geraak vir hierdie hartseer, ongelukkige meermin en wou haar so graag gelukkig sien. Mienkie het gedink Koning Neptunus was baie sjarmant, en sy was so gemaklik by hom. Met 'n skril gefluit het koning Neptunus sy witperdjies ontbied, en hy en Mienkie het elk op een gespring en is op die rug van die branders af na die kasteel. Die seediere was almal baie bly dat koning Neptunus hom oor Mienkie ontferm het, en Koning Neptunus was oorstelp met die nuwe inwoner van sy kasteel. Hulle het sommer gou aangepas by mekaar en sommer baie lief geword vir mekaar, soveel so dat Koning Neptunus vir Mienkie gevra het om met hom te trou. Sy was baie bly, en hulle het 'n groot onderwater troue gehad en al die seediere genooi om saam fees te vier. Van toe af het Mienkie elke dag op die rotse gaan sit en sing, maar haar liedjie was glad nie meer hartseer nie; sy het nou vrolike liedjies van blydskap en geluk gesing, want sy het uiteindelik haar plek gevind aan die sy van koning Neptunus as sy vrou, Koningin Mienkie!**





DEUR YOLANDA MILLS





## Vir die kleinspan

### Resepte vir klei

Mammas en juffrouens se wen resepte wat hulle graag deel met ander ouers.

**Ongekookte sagte soutklei**

Bestanddele:

2 koppies koekmeel of broodmeel
1/2 koppie sout
1 eetlepel sonneblomolie
1/2 koppie water
koekkleursel

Metode:

1. Meng die water en sonneblomolie.
2. Roer die meel en sout in.
3. Knie tot brooddeeg.
4. Indien nodig, voeg nog water by.
5. Voeg die koekkleursel by.
6. Knie tot die kleur deeglik ingemeng is.

Bere in 'n plastieksakkie of plastiekbakkie om die klei sag te hou.

**Ongekookte sagte soutklei wat later kliphard word**

Bestanddele:

2 koppies meel
2 koppies sout
2 teelepels aluin

Metode:

1. Meng alles saam.
2. Voeg kort-kort 'n bietjie water by tot die mengsel nie meer aan die hande vasklou nie.

Druk uit en kleur in!!!





# Smul hoekie




## PAMPOENKOEKIES MET STROOP

2 k koekmeel
1 k suiker
2 k gaar pampoen (butternut of boerpampoen)
geen byvoegings
2 tl fyn kaneel
3 tl bakpoeier
2 eiers
1/4 kop melk
Sif droe bestandele goed , roer pampoen , melk en eiers daarby , meng goed.

Braai teelepels vol in warm olie tot goud bruin (nie te warm nie, sal self omkeer wanneer gaar aan die onder kant)
Stroop
2 k suiker
1 k melk
1 k water
3 tl mazina
1 eetl botter
1 tl fyn kaneel



Gooi al die bestandele behalwe die mazina in n kastrol en kook vir so 3 minute , maak mazina aan met n paar telepels water en voeg by stroop , kook tot effens verdik , gooi nou warm stroop oor die pampoenkoekies en bedien warm.
Koekies kan ook sonder stroop bedien word met kaneelsuiker oorgestrooi , soos vir n snoep dingetjie of op n soetplatter , baie soos n dounut.

## Bacon-Wrapped Asparagus

1 kg fresh asparagus, ends trimmed
12 slice bacon, uncooked
1/2 c light brown sugar
1/2 c butter
1 Tbsp soy sauce
1/2 tsp garlic salt
1/4 tsp freshly ground pepper

Preheat oven to 200'C
Divide asparagus spears into 12 bundles (3-4 pieces each). Wrap 1 piece of bacon around each bundle, starting 1/2″ from bottom of the tips. Secure the bacon-wrapped asparagus with a toothpick.
Arrange bundle in a shallow baking pan.
Combine brown sugar and remaining ingredients in a medium saucepan; heat mixture to a boil over medium heat, stirring occasionally. Pour mixture over asparagus bundles.
Bake 25 to 30 minutes or until spears have begun to wilt and bacon looks fully cooked. Enjoy!



## Maak jou eie Kentucky.

2 beaten egg
1 cup milk
2 teaspoon paprika
1/2 teaspoon poultry seasoning
4 teaspoons garlic salt
2 teaspoon black pepper
2 cup all-purpose flour
Directions
Beat the egg and milk together in a bowl.
Combine the flour with the garlic salt, pepper, poultry seasoning and paprika in a big plastic bag.
Put the chicken in the bag, seal it and shake to coat it.
Dip the flour-coated chicken in the egg mixture and again in the flour mixture.
Heat the oil in a skillet to 365 degrees F. Brown the chicken on all sides in the hot oil.
Turn the heat down to medium low and give the chicken another half an hour or until it is cooked through.
Drain it on paper towels and serve



## Pilchards Viskoekies

1 blik pilchards in tamatie sous
2 snye wit brood
1 klein uie
1/2 koppie koekmeel
2 eiers
1 eetlepel asyn
Sout en peper

1. Druk vis goed fyn met n vurk.
2. Breek brood en meng met vis.
3. Rasper ui en voeg by asook alle ander bestandele.
4. Skep lepelsvol in warm olie en bak bruin.

**Om smaak te verbeter voeg pietersielie by

## TUNA VISKOEKIES

Ek het net
sout,
rooipeper,
fyn ui,
fyn pietersielie,
fyn aartappels &
eier,
meng goed, vrom lepelsvol in hand, rol in meel & braai in olie!.



## BAIE MAKLIKE VISKOEKIES

Baie lekker en Maklik!
Hierdie resep lewer 12 viskoekies
BENODIG:
1 klein blikkie vis in tamatie sous fyn gedruk
1 ui fyn gesny
1 aartappel gerasper
1 eier
2 snye brood geweek in water (water uitgedruk en dan gerasper)
+/- 4 eetlepels koekmeel
Sout, peper en bietjie pietersielie
MAAK SO:
Meng alles saam en braai in kook olie tot goud bruin.
Heerlik saam met skyfies of slaai.



**Dis die diep waters wat ons leer swem, die opdraandes wat ons fiks maak, die vasklou wat ons sterk maak, die uithou wat ons wenners maak en die geloof in n Almagtige Wonderlike God - wat ALLES die moeite werd maak!**

# Als van wasgoedpenne

























To my child who likes to argue with me. Where do you think your attitude comes from. Give it up. I have decades more experience than you do.





# Gedigte



## Gebroke Sprokie.

Haar bene vou

Haar kake klem saam

Soos wat sy senuagtig kou

Sy gesig spreek boek dele

Geslote oe sug haar gees

Here, vat my weg

Hier wil ek nie wees

Lief wees

Moet salf smeer aan jou hart

Niks hiervan is genesend

Snikkend trek haar siel ineen

Verlekker speel oor sy gesig

Terwyl nog n leuen

Haar brose-liefhe menswees

Honderd maal kneus

**Bernadette Barnardt**



## GEBORGE

**Met eerbied en stilte ervaar ek die dag**

**Geskep deur ons Vader, manjifiek en volprag**

**Met verwondering dink ek die voorreg in my belê**

**Om Sy Woord en wet as my rigtingwyser te hê**

**Sonder God in my lewe is ek verdoren verdwaal**

**Maar Hy het al lankal my rigting bepaal**

**Hoe kan ek dan twyfel Hy is my lig**

**Die Almagtige Vader tot wie ek my rig**

## Toortsie

### Een dag van morgen

Deur Hans Andreus

Wanneer ek môre doodgaan,
Vertel dan aan die bome
Hoe lief ek jou gehad het.
Vertel dit aan die wind
Wat in die bome klim
of uit die takke val
Hoe lief ek jou gehad het.
Vertel dit aan `n kind
Wat jonk genoeg is om te begryp.
Vertel dit aan `n dier
deur hom net aan te kyk.
Vertel dit aan die huise van steen,
Vertel dit aan die stad
Hoe lief ek jou gehad het

Maar sê dit aan geen mens.
Geen mens sal jou wil glo.
Geen mens sal dit kan glo:
Dat slegs maar `n man, dat slegs maar `n vrou,
Dat een mens `n ander so lief kan hê
soos ek vir jou.

## MY WENS VIR WUPPERTHAL

GEDIG DEUR BERNARD FIELIES

'wyl 'n verwoeste Wupperthal ween

en gewondes wonder waar gaan hul heen

voel ek elke verlies soos ek verlang

om verdriet met vreugde te vervang

wens ek het salf vir al julle seer

en medisyne wat julle makeer

selfs al die verbande wat bestaan

en ook sakdoeke vir elke traan

Wupperthal, ek wens ek het geweet

hoe ek almal kan lei uit leed

wens ek het meer as twee skouers gehad

en om elkeen aan die hand te vat

vroeër se vlamme het soveel verteer,

maar gou gewaar ek groenigheid weer

tussen die trane en rook se grys

sien ek almal as wenners verrys!

deur duisternis breek 'n nuwe dag

waar Wupperthal vol verwagting wag

die son se strale strelend en soel

'wyl vars water elkeen verkoel

my bydrae nie naastenby genoeg

het slegs 'n bietjie om by te voeg

begeer om die beste te bestee,

maar God het als wat ek nie kan gee

Some useless info (( did u know - Pilgrim's Rest was southern Africa's second town with street electricity))

**DEUR ETIENNE BLIGNAUT**






Pilgrim’s Rest (Afrikaans: Pelgrimsrus) is a small museum town in the Mpumalanga province of South Africa which is protected as a provincial heritage site. It was the second of the Transvaal gold fields, attracting a rush of prospectors in 1873, soon after the MacMac diggings started some 5 kilometres (3.1 mi) away. Alluvial panning eventually gave way to deeper ore mining. In the 1970s the town, not greatly changed, became a tourist destination.

The alluvial gold was discovered by prospector Alec Patterson. He panned Pilgrim's Creek, as it became known, when the nearby MacMac diggings became too crowded. He kept his find a secret, but a gold rush resulted when fellow prospector William Trafford registered his claim with the Gold Commissioner at MacMac. After it was officially declared a gold field in September 1873, the town suddenly grew to 1,500 inhabitants searching for alluvial gold.

n the 1880s the alluvial gold dwindled and prospectors were attracted to Barberton's newly discovered gold deposits. Towards the end of the 19th century claims were bought up and underground mining started by the company known as TGME. The better-funded mining companies started mining the deeper gold-bearing ore. By 1895 several small mining companies amalgamated to form the Transvaal Gold Mining Estates (T.G.M.E.). This company was listed on the London Stock Exchange and became the first listed gold mining company in South Africa.



**Late 1800's**





As the volumes of gold ore increased, the engineers constructed small, local hydro-electric plants to generate electricity for the electric tramway and the ore crushers at the reduction works, built in 1897.

In 1911 the 2,000 kW Belvedere power station was completed on the Blyde River, some 30 km to the east. It supplied hydro-electric power to Pilgrim's Rest and adjacent communities up to 1992. Pilgrim's Rest was southern Africa's second town with street electricity, the first being Kimberley, also a mining town.



Pilgrim's Rest was the location of an emergency mint during the Second Boer War. This mint struck the famous and extremely rare Veld Pond.

The Robber's Grave At the graveyard, every single grave was laid facing in the same direction, except for the traditional Robber's Grave which is laid perpendicular to the rest, not facing the rising sun, and emblazoned simply with a cross and the large type words of "Robbers Grave". One legend attributes it to a robber who was shot when he was caught stealing a tent from another miner, while other legends would have it that he instead stole a wheelbarrow, or that the thief died after being lynched. The most detailed account attributes the grave to a fortune hunter, one Walter Scott, who committed suicide. Scott would have shot his friend Roy Spencer, son of a well to do English banker, after they returned drunk form a party. Scott suspected Spencer of stealing his purse of gold. Scott pursued Spencer and shot him near the church, the site of the present grave yard, whereafter Spencer was secretly buried. The sobered up Scott found his purse in his tent, and committed suicide when he realised what he had done. Scott was then buried in an unmarked grave next to that of his friend, Spencer.

The Robber's Grave



Johannesburg - Seventeen businesses in Pilgrim's Rest, Mpumalanga, have been ordered to close by the end of the month, according to a report on Thursday. The Times reported that the provincial department of public works, road and transport issued the businesses with eviction orders on Friday, giving them 31 days to close.

The historic gold mining town's architecture had remained unchanged since the 1800s and it was declared a national monument in 1986. It was run by the department of public works, and business owners leased properties, the newspaper reported. Tourism was the backbone of the town's economy and provided employment to residents of the Schoonplaas township. Department spokesperson Dumisa Malamule confirmed to The Times that 17 tenants had been issued with eviction notices. He said the department had advertised the leasing of buildings in a tender bulletin in October, and the closing date was in November. "The leases of all business which were on tender had expired. The whole tender process was finalised in June 2012, as the process allowed for a 90-day validity period with an allowance of extension when there is a need," he said.



Die dorpie toe hy nog in sy fleur was




## Trêffics, liksênse en G-strienkies'

**'n Padvalk van Springbok lag seker nou nog oor die dag toe sy 'n paar Boesmans in "G-strings" in 'n flentergat-bakkie afgetrek het. Piet Berendse, 'n Boesman-leier van die Kalahari, vertel dié storie van hoe hy en sy makkers afgetrek is deur die "trêffics" self, met die oë wat op skrefies trek van die lag."Ek is mos lief vir toer. Ek ry maar so met die Interkaap en die vliegtuig oral na toe, maar nou het ek dam eintlik 'n liksêns. Het ek dam vi jou 'n sleg ding oorgekom," vertel hy in lekker Kalahari-Afrikaans.**
**"Tussen Garies en Springbok trek die trêffics ons af. Ma soos ons van die pad af gestop kom, begin daai vrouespietkop al te skree vannie lag en sy sê: 'Vandag het ek nou alles gesien. 'n Klomp Boesmantjies wat bestuur!'**
**"En sy lag, jong, want hie sit ons almal in onse tradisionele drag. En ek het nie liksêns nie en ons is drie Boesmantjies voor in die bakkie en nog 'n klompie agterin. "Ek hou my dom en sê vir die manne: 'Nou moet julle help!'**
**"Dan vra die trêffic vir my liksêns en ek gee die sleutels, die ID, enigiets wat ek kan kry. Later sê ek: 'Nee manne, klim af lat ons loep en ons los die bakkie net da.'**
**"En ek loep met my G-strienkie, met my boudjies wat eintlik so wip in die windjie, Springbok se kant toe.**
**"Die trêffics lag later al so hard lat hulle ons kom inry en sê: 'Nee, manne, kom terug en strêp julle net vas, asseblief tog.' "Nou wat weet 'n Boesman van vasstrêp?**
**"En dis nou toe hoe lat ek besluit het om liewer my liksêns te kry!"**

# Ek vra maar net?



# Respek?

Resepek? Kan dit afgedwing word.... of word dit net verdien? Ons hoor so baie die woorde “ Kinders van vandag het nie meer respek nie” of... “ Kinders het darm baie verander”. Sien en hoor ons nie daaglik hoe kinders met hulle ouers en ander mense praat nie? Hoeveel respek het kinders vir ouer mense? Is daar nog die respek van “ Ek staan op en gee my stoel vir ‘n ouer persoon... of... Maak die deur oop vir ouer persone of dames.... of.... neem nie ‘n geselskap oor en weet beter as die grootmense nie, ag ons kan honderde dinge opnoem, maar u ken al die maniere en dinge van kinders.

Nou kom die vraag. Het kinders rerig verander of is dit die ouers wat nie meer dissipline en tug toepas nie? Val die ouers deesdae by die kinders se besluite in? Is die kind die ouer en die ouer die kind?

Ouers het te rugraatloos geraak om kinders reg op te voed, maniere en resepk te leer. Ons was as kinders sommer geklap dat jy daar val as jy durf teëpraat of sommer net te lank getalm het om te doen wat vir jou gesê is om te doen. Jy het als gelos waarmee jy besig was en dadelik die opdrag uitgevoer. Ons het buite gespeel en nie tande getel en in grootmense se geselskap gesit nie. Ons het nog ouer mense aangespreek as oom en tannie. Ons het geweet wat is werk en waar geld vandaan kom. Ons het die antwoord “nee” geken en nie aanhou vra nie. Ons het nie tv’s, playstations en selfone gehad nie. Nee.... ons het tyd gehad vir mekaar, saam gespeel en mekaar gehelp.

Verder het ons geëet wat op die tafel was sonder om te kla, of jy daarvan hou of nie. Klere het van die oudste deur almal gegaan tot by die jongste of tot dit heeltemal kla gedra was. Nuwe skoene was ‘n luuksheid en jy het hulle opgepas , nie klippe geloop en skop nie. Ons het als wat ons van ons ouers af gekry het opreg wardeer en opgepas.

Ja.....as ons stout was of saam maats nonsens aangejaag het het ons dit gevoel op die agterstewe. Ouers was nie kwaad vir mekaar as een ouer almal deurgedraf het nie, jy het sommer nog ‘n loesing gekry as jy by die huis kom. Ons was op die regte pad gehou deur al wat grootmens was, of dit jou ouers is of nie. Weg bly van die skool af het nooit gewerk nie, daar was te veel oë wat kon sien jy draai stokkies en jou aan jou ore sou sleep tot by die skoolhoof.

Heng.... dan praat ons nie eers van leer in die skool nie. Kyk jou agterstewe het soos ‘n paar treinspore gelyk as jy toetse gedop het of swak gedoen het.Ouers en onderwysers het geglo as jy nie leer en deurkom nie, slaan hulle jou deur die standerd, maar deurkom sal jy deurkom. Nooit het ons onderwysers gevloek of aangerand nie, ons sou dit nie waag nie, want die hele skool sou jou begrafnis bygewoon het.

As jou ouers gesê het jy is 6 uur in die huis, dan het jy klaar by maats gespeel was jy al half ses daar, want glo my jy sal vir baie lank nie kon staan, sit of ...... as jy jy laat kom nie. Al het jy gepleit en mooi gepraat is die probleem net op die regte manier uitgesorteer en het jy vir lank met die pyn saam geleef.

RESPEK!! Dis ‘n woord wat als saam vat. Goeie opvoeding in jou ouerhuis, dissipline oral waar jy gaan. Altyd hulpvaardig en vriendelik. Soos grootmense altyd gesê het “ Jy moet ‘n mooi seun of dogter wees en almal moet van jou hou.”

Wel ons het nie juis ‘n keuse gehad nie want het jy afgewyk, was daar genoeg opvoeders in jou lewe om jou met die spoed van witlig weer terug te bring op die regte pad.

Vandag is ons dankbaar vir ons ouers en almal wat hand gegee het tydens ons jonger jare, deel was van ons opvoeding en ons op die regte lewenspad gehou het. Ons kan met trots van ons ouers praat en dit wat ons by hulle geleer het al was dit partykeer op die harde manier.

My vraag aan jou?

Kan jy vandag dieselfde sê van jou kinders? Het hulle respek en maniere teenoor ander mense? Het jy jou kinders op die regte lewenspad gehelp ......of is jy die kind in jou huis en jou kind die ouer wat vir niemand repek het nie?

## Ek weet nie, ek vra maar net?



**Uit Dj Uiltjie se pen**



# Uit oupa se pyp

Uit oupa se pyp

## Die baba vang episode

'n Hele paar jaartjies gelede, amper so lank soos wat sommiges van ons mense oud is, so einde 82, dis nou 1982 vir dies wat nie verstaan nie, onthou oupa nog asof dit gister was. Soos dit maar is was dit gedurende 'n ou nagskof werkie in die destydse army browns draery. Nou die toedrag van sake het destyds so gestaan. In die jare 80's was die werkies maar bitter skaars vir die se lot wat hulle browns na die 2 jaar diensplig verruil het vir sivie jeans en T-shirts. *Die gesoek na 'n ou joppie vat maar sy tyd hoor. Na die se twee jaartjies het oupa ook sy tjorrietjie met die se* dangerpay loop koop. Dit was soos 'n luxury gewees as jy een gehad het na die twee jaar. Soos dit nou moet wees kom daar 'n bruin koevert een middag by oupa se flat aan met so 'n groot hogere woord bo-op die koevert geprint. "Amptelik" Amper soos daai dag op die skool banke wat die papiertjie gesê het AMPTELIK!. Daai woord AMPTELIK stuur sulke skokgolwe deur mens se rugstring af. Die briefie is nie daai briefies wat jouse meisie vir jou stuur nie maar daai van die staat, Die brief lees mos nou so dat hulle jou in die kalbassies vas het en stiptelik elke jaar vir kampe gaan op roep vir 10 jaar lank. Ai mense oupa was skaars 2 maande weg van die army af en klaar mis hulle jou. Ja . . . ja vir 10 jaar lank se ek vir jou trek hulle jou siel vir 30 dae lank of soms 90 dae grens toe. As jy gelukkig is dalk net vir 'n dag se parade lees die mooi Amptelike brief. Met die fynskrif onder lees oupa ewe stadig en geduldig. Daar, in sulke duk swart letters, staan dit. Werk weer vir die AMPELIKE plek vir 5 jaar van jou jonger dae en jys verlos van hulle vir altyd. Oupa is ook nie links nie en oupa teken mos daai lekker briefie wat aangeheg is. Nou het oupa weer 'n lekker joppie en kan oupa weer sy se flat betaal.

Nou dis waar ons vandag is in die se jare 1983 en werk oupa nag skof by die grote 1 mil hospitaal. Soos dit maar was daai tyd is van die nagte maar soos 'n vervelige boek wat mens maar lees. Die boek wil net nie einde kry nie en so was die horlosie se aftik ook gewees. Ook maar so op sy se eie tik tok tik tok. Die tyd wil net nie klaar kry nie. Ewe skielik gaan die voorste 2 groot deure oop van die hospitaal en die deure swhees swhees soos daai snaakse nuwe klas deure automatic mos oop maak as jy hulle so bekruip. Nou moet jy onthou 2 uur die oggend is dit so stil tot 'n kerkmuis kan 'n 10c stuk se klank uit ken as dit in die kollekte bordjie val. Hier kom 'n man in sy army browns klere in gehol van buite met sterre op sy skouers dat oupa skoon sy donker bril wil op sit so blink die goed. Die man kan skaars 'n woord uit kry.. al wat hy stotter is babies.. babies.. en hol weer soos 'n dwarrel wind by die elektriese help my oopmaak skuif deure uit. So 'n paar sekondes later slaan dit oupa soos 'n nat vis oor sy voorop.. die man kort seker hulp met sy babies in die kar. Ook nie te lank nie en oupa skreeu die hospitaal gang af vir myse een tjom Andre Fourie wat destyd 'n drywer was, om te kom help.

Nou die drywer pel van oupa met die destydse bom in Kerk Straat het ons so 5 minute gevat tot daar met daai wit Nissan ambulanse in spits traffic half 5 daai middag. Kyk die cowboy Andre weet nie van in die pad ry nie. Hy ry sommer op die pavements met sirens wat sy eie tune speel en een vir een ry hy van daai neon winkel lights sommer heel in hulle se maai in. Een na die ander een soos hy die pavements af jaa Kerk straat toe.

Nou ja na die geroep die gang af, kom die Andre 2 uur die oggend so half deur die slaap aangedraf. Voor die mannetjie met al die baie brass op hom se skouers weer ons moet kom roep is ons ook nie links nie en die twee van ons gly oor die lange toonbank van die hospitaal net soos op daai movie "Miami Vice". Nou daar staan die wit Mercedes Bens met sy agter deure oop en die brass mannetjie se vrou lê agter pregnant en die was nou al verby haar laaste tye. Die vreeslikste gebare van die man sal mens sweer hy reguleer 10 vliegtuie om gelyk te parkeer op onse ou Jan Smuts lughawetjie soos hy te kere gaan. Ook nie ver regs nie en oupa hak die prinses fairy se een been om die voorste head rests en ander een by die agterste head rest in , en daar sê oupa so ewe vir die antie . . PUSH!. . PUSH!. . . Ooohhh . .aaah  PUSH. . PUSH. . PUSH oooh aaah.

Soos die moet wees is die mannetjie ook so in die pad en hom se asem ruik soos 'n ou shabeen wat al 3 dae toe gestaan het.
"Askies Kaptein," seg my mater langs my en ek soek die man met die 3 sterre op sy skouers. En daar netjies op hom se rug lê die dapper Kaptein op die vloer agter ons. Kyk oupa is vir min dinge bang maar daai manne met al daai brass op hulle skouers dat dit 'n hele brasso blikkie vat om skoon te kry gee my warm gloede tot in myse tone. Soos dit nou maar wil hê is die aangesig voor my nou nie regtig een waaroor mens by 'n braai loop staan en oor vertel nie. kyk dit is 'n aangesig wat enige groot man laat grond toe tiep.

Soos die antie push.. en.. push.. Sê oupa heeltyd.. hie hie hooo  hie hie hooo al agter die antie aan om haar by te staan want die se kapt mannetjie lê nog plat op hom se ruk. Hie hie hooo. Hie hie hoo. Gaan oupa aan tot so snaakse water gedoente daar uit gly. En so wragtig hier kom 'n volgende soldaat vir oom Pik Botha se army daar uit. Ook nie links nie en oupa gryp so lang derm wat saam uit kom. Antie!! Jy verloor jou binne goed... gaan deur my gedagtes. Nou hoe nou hier staan ons en wag vir die grote dokter om te kom en die baba lê op die mercedes se agter seat. Wel toe vat oupa 2 snaakse tange in sy se hande. Mens raak skoon deurmekaar met die se tange. Nou die tange werk so, as jy toe druk gaan hy voor oop en as jy die snaakse ding oop trek agter gaan hom se bek weer toe voor. En ek gryp mos daai derm slang en knyp die antie se derms met die se tang wat so uit hang buite haar en sommer die ander kant ook en daar sny myse tjom die gevaarlike konsternasie in twee. Ag man was seker nie lank nie.. so 3 slukke koffie en die mater hol die skuifdeure weer in.. ongevalle toe. Soos dit moet wees dog ons die auntie het nou genoeg van haarself gebaar en self voldaan staan oupa op en voel mos nou soos 'n skool seuntjie wat sommer prefek geword het. Soos dit nou moet skreeu die auntie weer en die sports begin weer van vooraf. Nou oupa se tange is ook mos voort met die nuwe soldaaitjie en hier staan die uwe tangloos soos 'n pasgebore baba se tande ook tandloos is. Met die 2de pushery gaan dit toe sommer heel makliker as die vorige een.

Net toe kom die slim dokter daar aan met die wit baaitjie en sy stetoskope wat mos na als luister behalwe die waarheid om sy nek. Nous oupa se ou joppie ietwat klaar. Wel ek en my pel Andre het daarna lekker rustig gaan sit op die muurtjie buite en koffie drink soos op 'n wafferse plaas stoep. Nou vir al ons harde werk daai aand toe die son weer sy kop lig het die rooi tapyt gewag vir ons twee. Amper soos daai Hollywood stars as hulle trophies kry se tapyte. Net in die army kry jy nie trophies nie maar eerder DB as jy aanjaag. Ook nie lank na 8 uur nie of die brigadier Hugo van die 1 mil hospitaal laat roep ons. Nou die wat nie weet nie, as 'n brigadier jou laat roep bewe als in jou tot jou ribbes maak soos daai blinds wat mens so kan oop en toe skuif. Ek hoor hoe my knie koppe rattle van dit wat gaan kom. Soos dit moet wag ons 'n ruk vir die hogere brigadier om te sê kom binne. Jou mond word so droog van skok ek kan die rubber plant se vals water amper ruik. Soos dit moes is die se 2de nuwe soldaatjie 'n vroutjie gewees en wou hulle ons net bedank vir dit wat ons gedoen het en ook laat weet het dat die babatjie se naampie wat hulle gaan kies gaan "Andrènette" wees. (oupa en sy pel se 2 name saam gemix) En net daar gaan die sluise oop en pik arme oupa en hom se maatjie lang trane.

The end

**Mooi bly maar mooi!!**












# Werksgeleenthede



Senior Litigation Secretary for CBD Cape Town law firm R20000 pm Dictaphone advantages bbp@bridgena.co.za

+27 83 631 5521: TRUCK DIESEL TECHNICIAN with Dealership experience required for a Dealership in RUSTENBURG.

NEEM KENNIS: Hierdie is NIE n kantoorgebaseerde posisie nie, jy gaan gereeld op en af deur die fabriek wees. Gemaklike mobiliteit is noodsaaklik.

Die ideale kandidaat moet die volgende eienskappe toon:
- Moet kan Delegeer (+- 30 werkers)
- Sterk Persoonlikheid
- Moet goed onder druk kan werk
- Goeie leierskapsvaardighede
- Doel Gerig

Salaris R7000 (Onderhandelbaar)

Stuur CV na production@calpharm.co.za

Opsoek na n Junior Site Manager in Pretoria omgewing vir n Ceiling en Partitioning construction company. Ondervinding in Konstruksie bedryf n vereiste en ook bestuurslisensie en verkieslik eie vervoer. email c.v na christellet@outlook.com.

Ek is opsoek na iemand wat welding en mechanical kan doen op trokke en trailers. Middelburg / Witbank area. Kontak Arrie vir onderhoude 081 489 5931/067 203 2551 Sanet. Stuur cv na sanet@lemerve.co.za

Ons is opsoek na n gekwalifiseerde diesel mechanic wat op geel masjiene kan werk.
Hyundai Excavator 30t tot Volvo Excavator 70t, Bell en Volvo 30t ADT's

Dit is op n myn site in Ogies.

Stuur asb jou CV as die pos geskik is na Lelanibdn@gmail.com tesame met jou salaris verwagtinge.



Auto Electrician – Witbank, Mpumalanga
Industry: Mining

Minimum Qualifications:
• Gr 12 / N3
• Trade test – auto Electrical
• Driver's license (code 8)
• 5 years' experience in an opencast operation
• Experience in maintaining, repairing and installing equipment on machinery such as;
Dozer's¬
Adt's¬
Graders¬
RDT's¬
Compactors Pit Vipers¬
Hitachi Excavators¬
• Faultfinding experience on mobile equipment and reading wiring diagrams of equipment
• Knowledge of mobile equipment diagnostic tools
• Ability to carefully and objectively Analyse and evaluate information to inform decisions and key actions
• Ability to apply practical skills and common sense to solve problems and deliver account abilities
• Ability to stay calm and focused on the task at hand under pressure

IF YOU DO MEET THE JOB SPEC -Please forward CV and certificates to Nelanie at toptalent@telkomsa.net

DISPATCH MANAGER REQUIRED * +- 2 years` experience required. * Must have matric. * Hardworking - go getter person. * Own transport. Bring CV to Nivitex 12 First Street, Randfontein Contact person: Lucia

Opsoek na n semi skiled boilermaker wat op die myn kan werk. Moet lesensie he. Selaris tussen R 8000 tot R 10 000 PM. 083 218 9761



Bloemfontein. Tydelike pos beskikbaar vir n administratiewe persoon. Nie voltyds. Ure wisselend. Engels magtig, lisensie en eie vervoer. Moet bereid wees om te leer. CV en salarisverwagting per uur. anneliendr75@gmail.com

CMR soek dringend huisouers vir hul huis. Dit moet christelike ouers wees. Man moet reeds n werk he. Hul soek mense wat klaar selfstandig is bv man moet werk en vrou moet voltyd daar aangaan. Dis nie noodwendig om getroud te wees nie. Voltyds en inbly. Kontak Helena by CMR 013 282 7261

Ons het pos beskikbaar vir Bemarker in Vereeniging

Ondervinding nie noodsaaklik. Opleiding word verskaf.



Vereistes -
18 +
Afr en Eng magtig,
Netjiese voorkoms,
Dadelik beskikbaar,
Eie motor en lisensie,
Woon in Vaal area.

Vir afspraak skakel of whatsapp 0711786977
+27 83 631 5521: Admin pos beskikbaar by Rekenmeesters Firma in Kempton Park

Eie vervoer
Nie rook
Hardwerkend, en bereid om die ekstra myl te stap

Looking for Driver with bike licence in Three Rivers. Email CV to tony@progressfoods.co.za

# GEESTELIKE BLAD

## Bolletjiesklei Deur: LalieKiesling

**2 Bruin oë staarna my vanuit die spieël. Ek sien 'n reguit neus en 'n mond. Ja dalk kon ek doen met vollerlippe en miskien blouoë.**

**Maar ai, dink net as ons onsself moes maak sou daar geen volledige mens gewees het nie, want as jy net klaar is met jouself dan kan jy dalk iemand raaksien wat 'n beter neus het en sal jy gou joune mooier en beter wou hê. Maar ongelukkig is daar net een Maker en dit is ons Hemelse Vader.**

**Hy het elkeen van ons op aarde gemaak na Sygoeddenke en Sy wil. Niemand het al ooit die keuse gehad om by Hom 'n bestelling in te sit nie. Daarom moet ons en mag ons nie op iemand neerkyk wat 'n gebrek, oorgewig, maer, onaantreklik, arm ens is nie. Niemand het die reg om God se handewerk te minag nie. Jy moenie neer kyk op ander nie, want jy weet nie as daai een op kyk wat die een in jou dalk mag raak sien nie. Ek het al gehoor hoe iemandsê vet mense is walglik. Weet jy of daai een nie dalk 'n ongeneeslike siekte het nie?**

**God het elke bolletjieklei gevorm op 'n unieke manier, nie eers 'n identiese tweeling is so identies nie. God het daar ook gesorg dat daar 'n verskil moet wees. Het jy al gedink hoe ongelooflik wonderlik en almagtig God is,nie een mens op die aarde het dieselfde vingerafdruk nie.**

**Wees dankbaar vir wie en wat jy is, want jy breek jou Maker se hart. Alle eer kom Hom toe.**

**Liefde is 'n wonderlike ding. Jy hoef dit nooit van een person weg te neem om dit vir 'n ander te gee nie. Daar is altyd genoeg vir almal. Mag jou beker elke dag oorloop! (Pininterest)**

## KINDER GEBEDJIES



### Oggendgebed:

Dankie Heer al is ek klein,
vir my skool en vir my brein.
Maak my nuttig, goed en sterk,
Vader om vir U te werk.
AMEN

### Aandgebed:

Op my stoeltjie sit ek nou,
met my handjies saamgevou.
Liewe Jesus ek wil U dank,
vir my kossies en my drank.
AMEN

### Tafelgebed:

Dankie vir die kos wat ons kan eet
en laat ons U goedheid nooit vergeet.
Dankie vir die voëls wat ek kan hoor sing,
dankie Heer vir elke ding.
AMEN

### Die Onse Vader:

Ons Vader wat in die hemel is,
laat U Naam geheilig word;
Laat U koninkryk kom;
laat U wil geskied,
soos in die hemel
net so ook op die aarde.
Gee ons vandag ons daaglikse brood;
en vergeef ons ons skulde,
soos ons ons skuldenaars vergewe.
En lei ons nie in versoeking nie,
maar verlos ons van die Bose.
Want aan U behoort die koninkryk en
die krag en die heerlikheid
tot in ewigheid.
AMEN.





Reverend John Saterdae om 14:00 op Netradiosa en FM Stereo vir berading en raad met vanaf huweliks probleme en probleme met jou tiener kinders tot dwelmverslawing en depressive. Jy kan ook gebedsversoeke stuur.

Luister Saterdae om 14:00 en gesels saam of whatsapp vir Rev John privaat op +27084 319 2967 of stuur vir hom 'n "voicenote" selfsanoniem en hy sal jou problem bespreek gratis oor die radio of in private betaal desessies gedurende tye wat jou pas

# Grappe



My geliefkoosde dier.

Ons onderwyser het gevra wat my gunsteling dier is, en ek het geantwoord "Gebraaide Hoender."

Sy het gesê ek is nie snaaks nie, maar sy was seker verkeerd want al die ander het gelag!
My ouers het my geleer om altyd die waarheid te vertel. Ek het. Gebraaide hoender is my geliefkoosde dier.

Ek het my pa vertel wat gebeur het en hy het gesê my onderwyser is seker lid van die SPCA.

Hulle is baie lief vir diere. Ek ook. Veral hoender, gepekelde vark en bees.
In elk geval, my onderwyserhet my na die hoof se kantoor gestuur. Ek het hom vertel wat gebeur het en hy het ook gelag.

Toe sê hy ek moet dit nie weer doen nie.

Die volgende dag in die klas vra die onderwyser weer vir my watter lewendige dier is my gunsteling.

Ek sê toe dis beslis hoender. Sy vra toe hoekom, toe vertel ek haar dis omdat hulle gebraaide hoender daarvan maak.

Sy stuur my toe terug na die hoof se kantoor. Hy het weer gelag en gesê ek moet dit nie weer doen nie.

Ek verstaan nie. My ouers het my geleer om eerlik te wees, maar my onderwyser hou nie daarvan as ek is nie.

Vandag vra die onderwyser ons watter beroemde persoon ons die meeste admireer.

Ek het geantwoord "Kolonel Sanders".

Raai waar is ek nou !!



## TIEPIES VROU

Man ...vroegoggend: "Wil jy nie saam met my gaan draf nie skat ?"
Vrou .. moerig :"Wil jy sê ek is vet ?"
Man :Nee ...maar dis goed vir jou gesondheid. "
Vrou : "So .. nou's ek sieklik ook nog..?"
Man .. trap nou rond .."Jy verstaan my verkeerd skat.. dis nie wat ek bedoel nie .."
Vrou : "So ek is onnosel wat niks verstaan nie .?"
Man : weet nie watter kant toe nou nie ..."Dis nie wat ek gesê het nie skat ."
Vrou : "Wil jy vir my sê ek lieg ...?
Man : "Geniet maar jou slapie skat.. ek gaan maar alleen draf."
Vrou : "Ja tipies .. jy doen mos alles alleen .. de hel met my... !"

"Ons krag was hierdie naweek af en ek kon nie op My PC werk of TV kyk nie, of met die Playstation speel nie.

Dit het gereën, so ek kon nie tuinwerk doen, gaan visvang of golf speel nie. Toe gesels ek maar met my vrou vir so 'n paar uur.....

Sy klink na 'n baie aangename persoon..."



Man bel sy vrou vanuit die ongevalle..

"Liefie, ek's omgery nadat ek my kantoor verlaat het. Santie het my hospitaal toe gebring. Hulle het 'n hele paar toetse gedoen en X-Strale geneem. Die trauma aan my kop is pynlik, maar gelukkig het ek nie ernstige beserings nie. Ek het wel 3 gekraakte ribbes en 'n oop fraktuur op linker been, dalk gaan hulle my regter voet amputeer."

Vrou antwoord terug: "Wie de hel is Santie?"

Jannie_
'n Man kom op die plaas aan waar hy net 'n opgeskote seun by die stal aantref.."Is jou pa hier ?" Vra die man "Nee oom my pa is in die dorp". "is jou broer gert hier ?" Vra die man.. "Nee oom, my broer Gert is in die koshuis en kom net elke 2 de naweek huistoe". "Is daar iets waarmee ek oom dalk kan help ?"
"Jou broer gert het my dogter swanger gemaak" se die man.

"Oom sal maar met my pa daaroor moet praat…ek weet hy vra R 5,000 as ander mense sy bul gebruik om hul koeie te dek. Ek weet ook hy vra R 2,000 as iemand sy ram gebruik om hul ooie te dek…ek het egter g e e n idee wat hy oom gaan vra vir die werk wat Gert gedoen het nie !!!

. Twee blondines is besig om vir hulle 'n houthuis aanmekaar te timmer. Die een is knaend besig om spykers op te tel, na hulle te kyk en dan party weg te gooi en die ander te hou.
"Vir wat gooi jy so baie spykers weg?" vra haar maat.
"Oor hulle verkeerd om is," sê die eerste blondine, "hul koppe sit aan die verkeerde kant."
"Jou onnosel ding," bits die tweede blondine," daardie spykers is vir die ander kant van die huis bedoel.

**Pretblad**



## BLOKRAAI JANUARIE 2019 – ONLINE LINK

https://www.shareapuzzle.com/play/49208/FMStereoBlokraaiNO1-Januarie2019.htm

### FM Stereo Blokraai NO 1 - Januarie 2019

ACROSS

1 Wat was Madonna se eerste album genoem?
3 Wie was Cliffe Richards se backing groep in die 60'
6 Die mees algemene instrument wat in Boeremusiek gebruik word
7 Watter tydskrif wat 2008 verskyn het, was heeltemal aan Afrikaanse musiek gewy
10 Steve Hofmeyr sing " Blou ballon, die aarde is groot en blou, na wat verwys hy
11 Watter Country sanger is gebore as Eileen Regina Edwards
12 Sanger wat Baby wat eet ons vanaand sing
15 'n Afrika-instrument wat partymaal deur Westerlinge die "Duimklavier" genoem word
17 Die naam van 'n snaarinstrument wat uit die helfte van 'n groot kalbas wat met beesvel oorgetrek is
20 Skrywer van Kinders van die wind
22 Stewart Copeland was die drommer in watter band
23 Sanger wat Boemelaar sing
24 Wat is die naam van sanger wat Man in black genoem word
28 Watter musiekinstrument is wereldwyd die top verkoper
29 Sangeres wat Mommy can I still call him Daddy sing
30 Sanggroep wat Amore sing

DOWN

2 Wie is die Redakteur van FM Stereo se tydskrif " Die Langpad"
4 Wat is die naam van die beroemde skildery waarin die Foxterrier, Nipper, by 'n grammofoon sit
5 Sanger wat Grassade sing
8 Waarvoor staan Beeldradiodiens
9 Bekende groep wat 12 instrumente speel
13 Wie het 'n groot treffer gehad met die Afrikaanse weergawe van "The Big Rock Candy Mountain"
14 Nadine [Ai-Ai die wit bors kraai] Na watse draai verwys sy
16 DJ Ossewa [Honderd bewonderd] Ouers is altyd so
18 Ray Dylan sing 'n liedtjie genaamd na sy nuwe vrou
19 Watter bekende sanger se splinternuwe album "deurmyvenster"verskyn eersdaags
21 27 Desember 2015 word legendariese kopersmid, woordsmid en musikant, se stem finaal stil
25 Ray Dylan se lied Seblief Wat wil hy weet
26 Theuns Jordaan sing Soos Bloed na watter kleur verwys hy
27 Skrywer van Toe maak God 'n boer

**Antwoorde van ons Blokraai en sudoko sal in ons volgende uitgawe verskyn**

*Soek die 10 verskille*




| | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| 1 | 7 | | | | | | 4 | 9 |
| | 4 | 8 | 6 | | | | 2 | |
| | | 2 | | 8 | 4 | | 1 | |
| | | 9 | 4 | | | | 6 | |
| 4 | | 7 | 1 | | 9 | 2 | | 5 |
| | 3 | | | | 5 | 7 | | |
| | 9 | | 2 | 4 | | 1 | | |
| | 2 | | | | 8 | 4 | 5 | |
| 8 | 1 | | | | | | 7 | 2 |

http://1sudoku.com n° 114802 - Level Easy

# ONTMOETING IN DIE NAMIB

**DEUR JOHANN MULLER**

@kopiereg



Party van ons eet vleis, ander nie. Party hou van jag, ander haat dit. Party van ons is wit, ander is swart. Nog 101 dinge waaroor ons kan verskil, mekaar aanvat en afkraak. Selfs haat.

Die wydheid van Namibia se vlaktes doen vreemde dinge aan n mens se gemoed. So ry ek vanmiddag weg by oom Willie Bosman op Maltahohe, oppad Walvis toe.

Vir baie km's sien ek sy kronkelspore in die stofpad. Halfpad Solitaire toe kry ek hom, sy twee muile wei langs die pad, die karretjie afgetrek op 'n gelykte. Op die ingewing van die oomblik draai ek om, stop daar by hom.

Vrou, dogter en die se twee kinders by hom, takskerm gepak, op die vuur kook sy potjie. Ek klim uit, stap nader, hy vee sy hand aan sy broek af voor hy "middag meneer" groet. Ek "middag oudste", want sy grys is meer as myne. Gesels ons vir 15 min oor die droogte en swaarkry en waarheen ons oppad is. Ek gaan haal uit die vrieskas 'n 2l yswater wat hy met "die Here seën jou meneer" aanvaar, en ek weet sy dankbaarheid strek veel verder as sy lus vir koue water. Met "mooi loop" groet ons.

10km verder dink ek daaraan dat ons nooit mekaar se name gevra het nie, maar dit maak nie saak nie, ons sal mekaar seker nooit weer aan die-kant sien nie. Maar vir n millisekonde op die ewigheid se horlosie het ons paaie gekruis, en kon ons gesels sonder stry, was ons net mens, kon ons in vrede met "die Here seën jou" uitmekaar gaan, en wonder ek of dit nie was wat die Skepper ingedagte gehad het met die mens nie, en hoe ons wat onsself beskaafd en opgevoed ag, dit kon regkry om Sy werk so op te foeter.

Soos ek sê—die wydheid van die Namib en sy stilte doen vreemde dinge aan n mens.

27/5/2016  4:00 nm. 22km voor Solitaire.

**Uit 'n ander hoek ...(Hoofstuk 2)**

Ons was nie van plan om langs die pad staning te maak nie, maar gelukkig ry ek nêrens sonder my gereedskap nie. Die Namib met sy lang droë paaie, papwiele en allerhande ander verpestings wat oor mens se pad kom, het my so geleer.

Ek het oralster rondgekuier en gesels gemaak terwyl ou Sien haar maand se goedjies gekoop het. Nou met die lat Maltahohe nou'se dae 'n grand Woerman-winkel het, het ou Sien haar tyd verspeel. 'n Anner ding wat ek so met die jare' saam geleer het, is om nie vir haar aan te jaae nie.

Dit was hoeka al te laat, toe ons die pad vat plaas toe en ek het geweet ons gaan nie voor donker daar wees nie. Deesdae met al die onverstaanbare mense wat met die Windhoek bakkies so jaa, kan mens ge' mee na donker op die pad wees nie. Ek het maar betyds afgetrek om ‘n kossie aan te slaan en skerm te maak teen die wind.

Net toe ek my sitte wou kry, kom daar so ‘n groen kar verby. Ek wou my nog ve-erre vir die stof toe sien ek sy briekligte aangaan. Moeilikgeit dink ek … seker nou weer die muile wat langs die pad wei.

Die man kom stop daar langs die pad en toe hy uitklim met daai twee stowwerige kaalpote, toe weet ek sommer hierie is nie moeilheid nie. Hy groet en gesels nes Willie Bosman, my ou kinnervriend daar uit die suide. Nie daar van boe'af soos meeste witmense nie. Voor hy ry haal hy ‘n bottel koue water uit die kar en ek dink by myself, ma’ hy ken die Namib se son. My water was lankal louwarm en klein Sien se kinders klaerig-dors.

Of hy my “die Here seën jou” groet reg verstaan het weet ek nie, dit was nie net vir die koue water nie, dit was sommer vir sy menswees en vir myne ook. Terwyl ek die stof so sta’ agternakyk, wonner ek hoekom ek en hy, en al die mense op aarde nie vir me’kaar so kan sien nie … en ek vra in die stilligheid nog ‘n stukkie seën vir die groen kar se pad vorentoe …

… en ek wens ek het geleer lees en skryf, dan het ek my gedagtes van daarie middag met die hele wêreld gedeel …



**<u>AAN MY KINDERS</u>**

**Ek het aan julle die lewe geskenk, maar kan nie namens julle lewe nie.
Ek kan julle die regte rigting aandui, maar is nie altyd by om julle te lei nie.
Ek kan julle kerk toe neem, maar kan julle nie dwing om te glo nie.
Ek kan julle leer onderskei tussen reg en verkeerd, maar kan nie namens julle besluit nie.**

**Ek kan vir julle mooi klere koop, maar julle innerlike kan ek nie mooi maak nie.
Ek kan julle leer wat liefde is, maar kan dit nie aan julle opdwing nie.
Ek kan julle leer wat eerbied is, maar kan julle nie dwing om dit aan ander te bewys nie.**

**Ek kan julle raad gee met die keuse van vriende, maar kan hulle nie namens julle kies nie.
Ek kan julle raad gee oor seks, maar julle reinheid kan ek nie behou nie.
Ek kan julle van drank vertel, maar nie namens julle nee sê nie.
Ek kan julle teen delms waarsku, maar kan julle nie keer om dit te gebruik nie**

**Ek kan julle leer bid, maar kan julle nie dwing om te bid nie.
Ek kan julle leer hoe om te lewe, maar die ewige lewe kan ek julle nie gee nie.**

**Liefde
Julle Moeder**

## Siener van Rensburg

**<u>Die Bloed vlag</u>**

.
**'Die volk sal dinge in sy eie hande neem, en die wat nie wil padgee nie, trap hulle dood. Dan sal daar 'n groot stilte heers net voor die storm wat geweldig maar kort van duur sal wees. Daar sal een emmer bloed omval en daarin sal ons vlag gedoop word en die bloedvlag sal dan wapper oor 'n Vrye Volk.**



# Advertensies



**Hierdie is glo 'n oerwysheid van 'n Amerikaanse stam:**

"As jy ontdek jy ry op 'n dooie perd, is dit die beste om af te klim en op 'n ander perd te klim."

Hier in Suid-Afrika word meer gesofistikeerde strategieë gebruik, soos:

1. Koop 'n sterker, duurder sweep.




2. Verander die ruiter.

3. Stel 'n komitee aan om die perd te bestudeer.

4. Stel 'n kommissie aan wat ander lande besoek om te kyk hoe húl dooie perde ry.

5. Verlaag die standaarde sodat dit 'n dooie perd kan insluit.

6. Herklassifiseer die dooie perd as "polsslag-gestremd."

7. Stel kontrakteurs aan om die dooie perd te ry.

8. Span verskeie dooie perde saam in om die dooie perd se vertoning te verbeter.

9. Verskaf nog geld en/of opleiding om die dooie perd se prestasie te verbeter.

10. Doen 'n produktiwiteitstudie om vas te stel of ligter ruiters die dooie perd se prestasie sal verbeter.

11. Hersien die verwagte prestasievereistes vir dooie perde.

12. Bevorder die dooie perd tot 'n toesighoudende posisie.

As jy dít alles verstaan, is jy beslis 'n Suid-Afrikaner.



# Fm Stereo Program Rooster



| | A | B | C | D | E | F |
|---|---|---|---|---|---|---|
| 1 | SA Tye | Maandag | Dinsdag | Woensdag | Donderdag | Vrydag |
| 2 | | | | | | |
| 3 | 07h00 | Gottie Myburg - Breakfast Show | Gottie Myburg - Breakfast Show | Gottie Myburg - Breakfast Show | Gottie Myburg - Breakfast Show | Gottie Myburg - Breakfast Show |
| 4 | 08h00 | Gottie Myburg - Breakfast Show | Gottie Myburg - Breakfast Show | Gottie Myburg - Breakfast Show | Gottie Myburg - Breakfast Show | Gottie Myburg - Breakfast Show |
| 5 | 09h00 | Gottie Myburg - Breakfast Show | Gottie Myburg - Breakfast Show | Gottie Myburg - Breakfast Show | Gottie Myburg - Breakfast Show | Gottie Myburg - Breakfast Show |
| 6 | | | | | | |
| 7 | 10h30 | Yolanda - Nuus en Weer | Yolanda - Nuus en Weer | Yolanda - Nuus en Weer | Yolanda - Nuus en Weer | Yolanda - Nuus en Weer |
| 8 | 10h00 | Yolanda - Nuus en Weer | Yolanda - Nuus en Weer | Yolanda - Nuus en Weer | Yolanda - Nuus en Weer | Yolanda - Nuus en Weer |
| 9 | | | | | | |
| 10 | 11h00 | | Cathy-Digsters | | Cathy Gesondheids program | Cathy Kuiertyd |
| 11 | | | en skrywers | | Cathy Gesondheids program | Cathy Kuiertyd |
| 12 | | | | | | |
| 13 | 12h00 | | | | Cathy Gesondheids program | Cathy Kuiertyd |
| 14 | | | | | | |
| 15 | 13h00 | Arlene-Afrikaans is groot | Betsie-Bak en Brou | | Betsie -Kampklanke | Gerhard v/d Poel |
| 16 | 14h00 | Arlene-Afrikaans is groot | Betsie-Bak en Brou | | Betsie -Kampklanke | Gerhard v/d Poel |
| 17 | | | | | | |
| 18 | 14h30 | | Yolanda - Tjokkertjies storietyd | | Yolanda - Tjokkertjies storietyd | Gerhard v/d Poel |
| 19 | 15h00 | Arlene-Afrikaans is groot | Yolanda - Tjokkertjies storietyd | Cathy Louw Lulu se Storietyd | Yolanda - Tjokkertjies storietyd | Gerhard v/d Poel |
| 20 | | | | | | |
| 21 | 16h00 | Corrie - Menslief | Corrie-Woordkuns | | | |
| 22 | | | uurtjie/onderhoude | | | |
| 23 | | | | | | |
| 24 | 17h00 | Corrie - Menslief | | Ludwig Golden Oldies | Pottie - Musiek klanke | Corrie Menslief |
| 25 | | | | | Pottie - Musiek klanke | Corrie Menslief |
| 26 | | | | | | |
| 27 | 18h00 | Gottie Myburg - Mengelmoes | | William - Crime time | Pottie - Musiek klanke | Corrie Menslief |
| 28 | | | | | | |
| 29 | 19h00 | Gottie Myburg - Mengelmoes | | Phillip v Dalen /Dewald Oosthuizen | Gottie - Country uur | |
| 30 | | | | | | |
| 31 | 20h00 | Yolanda Mills - Potpourie | Betsie of Pottie - Annibrand | Phillip v Dalen/Dewald Oosthuizen | Jancke - Tempo | DJ Uiltjie-Musiekmandjie |
| 32 | 21h00 | Yolanda Mills - Potpourie | Betsie of Pottie - Annibrand | Phillip v Dalen/Dewald Oosthuizen | Jancke - Tempo | DJ Uiltjie-Musiekmandjie |
| 33 | 22h00 | Yolanda Mills - Potpourie | Betsie of Pottie - Annibrand | Phillip v Dalen/Dewald Oosthuizen | Jancke - Tempo | DJ Uiltjie-Musiekmandjie |
| 34 | | | | | | |
| 35 | 23h00 | | | | | |
| 36 | 24h00 | | | | | |

# Naweek Rooster

| | A | B | C |
|---|---|---|---|
| 43 | | | |
| 44 | SA Tye | Saterdag | Sondag |
| 45 | | | |
| 46 | 07h00 | | |
| 47 | 08h00 | William Sport& Kuierplekke | |
| 48 | 09h00 | Wat nou | |
| 49 | | | |
| 50 | 10h00 | | |
| 51 | | | |
| 52 | 11h00 | | |
| 53 | | | |
| 54 | 12h00 | | |
| 55 | | | |
| 56 | 13h00 | | |
| 57 | 14h00 | Rev John | |
| 58 | | | |
| 59 | 15h00 | Rev John | |
| 60 | | | |
| 61 | 16h00 | | |
| 62 | | | |
| 63 | 17h00 | | |
| 64 | | | |
| 65 | 18h00 | Pottie - Gooi mielies | Pottie Gospel aand |
| 66 | | | |
| 67 | 19h00 | Pottie - Gooi mielies | Pottie Gospel aand |
| 68 | | | |
| 69 | 20h00 | Pottie - Gooi mielies | Pottie Gospel aand |
| 70 | | | |
| 71 | 20h00 | Gerhard vd Poel | Yolanda Mills - Potpourie |
| 72 | 21h00 | Gerhard vd Poel | Yolanda Mills - Potpourie |
| 73 | 22h00 | Gerhard vd Poel | Yolanda Mills - Potpourie |
| 74 | | | |
| 75 | 23h00 | | |
| 76 | 24h00 | | |



**SMS LYN: 33903: R1-50 per sms [gratis sms geld nie] Gebruik vooraan elke sms eers altyd fms en dan boodskap en stuur.**



## GESELS BLAD [KLETS]:

**https://www.facebook.com/groups/fmstereo/**

**STUUR VERSOEKE/ VERJAARSDAG BOODSKAPPE/NUUS AAN ONS -info@fmstereo.co.za of na ons**
**APP – Anroid:**
**https://play.google.com/store/apps/details...**
**Op play store soek:- Tik in: HolyCloud FMStereo en App sal oopmaak en installeer**
**WEBTUISTE: www.fmstereo.co.za - Radio speel ook dadelik**

## VLC

**http://192.99.139.20:9984/listen.pls**
**http://radiostart.party:9984/listen.pls**

## TuneIn:

**http://tunein.com/radio/FM-Stereo-s289312/**



## ONLY BlackBerry:

**http://192.99.139.20:9984/;listen.mp3**
**or http://radiostart.party:9984/;listen.mp3**

# RULES FOR DATING MY SON

1. He is not your ATM.
2. If you show up to my house looking like a stripper, I will make you go away.
3. If I see any "sexts" on his phone, I will make you go away.
4. Understand that if I don't like you, I will make you go away.
5. Understand that I can make you go away.
6. He's a "Mama's boy". Unless you have a ring on your finger, your opinion of that does not matter.
7. You are not in charge of him and it is not up to you to change him. Take him for who he is, or see rule #5.
8. He is a gentleman. I taught him that. You better act like a lady and deserve that.
9. I know how to avoid jail.
10. If you weasel your way past all of these rules and fake your way to a ring on your finger, I will be something much worse than your boyfriend's mom. I'll be your mother-in-law.

## Die 10 gebooie wat 'n mens in jou lewe behoort te volg:

1) 'n Gebed is nie soos 'n "spaarwiel" wat 'n mens slegs gebruik wanneer Jy in die Moeilikheid is nie; dit is jou "stuurwiel" wat jou deur jou lewe in Die rigting op die Regte pad stuur.

2) Het jy al gedink hoekom het 'n voertuig so groot WINDSKERM en slegs 'n Klein truspieël? Omdat jou VERLEDE nie so belangrik is as jou TOEKOMS nie. So Kyk vorentoe en beweeg aan.

3) Vriendskap is soos 'n BOEK. Dit neem 'n paar sekondes om 'n boek te Verbrand, Maar dit neem jare om dit te skryf.

4) Alle dinge in die lewe is TYDELIK. Wanneer dit goed gaan, geniet dit. Dit gaan nie vir ewig aanhou nie. Wanneer dit sleg gaan, moenie Bekommer nie want dit sal ook nie vir ewig aanhou nie.

5) Ou vriende is soos GOUD! Nuwe vriende is diamante! Wanneer jy 'n diamant kry,moenie die goud vergeet nie! Diamante het altyd goud nodig om te set.

6) Soms wanneer 'n mens hoop verloor dink jy dit is die einde, GOD glimlag Dan daar Bo en sê, "Kalmeer, my geliefde, Dis slegs 'n draai in die pad en nie die einde van die pad nie!"

7) Wanneer GOD jou probleme oplos, het jy geloof in sy bekwame vermoë; Wanneer GOD nie jou probleme oplos nie het HY vertroue in jou bekwaamheid.

8) 'n Blinde vra op 'n dag vir Paulus "Is daar iets erger as om jou sig te verloor?" Paulus Antwoord "Ja, om jou visie in die lewe te verloor."

9) Wanneer jy vir ander bid, luister GOD na jou en seën hulle! Soms wanneer jy veilig en gelukkig is, onthou dat iemand Anders vir jou gebid het.

10) Bekommernisse neem nie die moeilikhede van môre weg nie; Dit neem die vrede van vandag weg

## 10 Redes hoekom mans gewere bo vrouens verkies

1). Jy kan jou 45 inruil vir n 22
2) Jy kan beide jou gewere saamvat om te gaan jag
3) As jou pel se geweer mooi is sal hy jou toelaat om hom te toets
4) Jou nr 1 geweer is nie jaloers op jou nr 2 geweer nie
5) gewere bly altyd by jou al is jou "ammo" klaar
6) gewere vat nie baie pakplek nie
7) gewere werk altyd dieselfde al is dit wattertyd van die maand
8) gewere vra nooit.." laat die nuwe grips my vet lyk nie"
9) gewere gee nie om as jy gaan slaap nadat jy hulle gebruik het nie
10) Jy kan n silencer op jou geweer sit




Groetnis tot die volgende uitgawe





Neee!!!! Dis die laaste bladsy!!!

Saamgestel deur Dj Uiltjie